# DIE BYBEL EN ONS AFRIKAANSE VOLKEREBELEID

*Stelling 1: Ons moet die Bybel reg gebruik by beleidsvraagstukke van politieke, maatskaplike en volkekundige aard*

(a) *Misbruik van die Bybel*

(i) Ons misbruik die Bybel wanneer ons eers ons beleid opstel en daarna in die Bybel bewyse vir ons beleid gaan soek. So is daar byvoorbeeld, mense wat sê dat God die nie-blankes vervloek het; of dat die Bybel 'n huwelik tussen 'n blanke en nie-blanke uitdruklik verbied; of dat rassevermenging as sodanig sonde is.

Net so is daar vyande van ons volk (bv. verskillende Engelse en Roomse kerkleiers) wat onder invloed van 'n bepaalde filantropies-liberale filosofie van die mens of van die Roomse idee van een wêreldkerk onder een aardse hoof uitgaan. Hulle wil dan weer uit die Bybel bewys dat integrasie of rassevermenging volgens die Bybel verplig word, afsonderlike gemeentes vir verskillende volke verbied word en dat die eenheid in Christus gemengde huwelike, gesamentlike eredienste en nagmaalvierings noodsaaklik maak.

Wanneer 'n mens uit rassehaat of uit selfsugtige eiebelang ter wille van jouself, jou volk of ras, bevooroordeeld teen integrasie standpunt neem — of bevooroordeeld op sterkte van liberalistiese, imperialistiese, sosialistiese of kommunistiese filosofie ten gunste van integrasie is — sleep jy in elke geval die Bybel maar net by, asof die Bybel ook maar net oor die mens, menslike belange en menslike verhoudinge bekommerd is.

(ii) Wanneer 'n mens die Bybel beskou as 'n volkekundige, sosiologiese of politieke handboek, is jou benadering verkeerd.

(b) *Die regte gebruik van die Bybel*

(i) Die Bybel is die onfeilbare Woord van die ewige God wat die hoogste rigsnoer vir ons lewe is.

(ii) Die Bybel bevat die openbaring (bekendmaking) van God aan die mense omtrent sy koninkryk en ons verlossing in Christus.

(iii) Die Bybel werp so ook die lig op terreine soos die oorsprong, taak, bestemming en wese van die mens as enkeling en in menslike gemeenskap.

(iv) Elke uitspraak in die Bybel moet in verband met die gees en strekking van die hele Godsopenbaring gelees word en ons kan ons nie op losstaande tekste beroep nie.

*Stelling 2: Die Bybel het in ons volksverlede die tradisionele Afrikaanse siening van volke en rasse en hulle verhoudinge gevorm.*

*Opmerking:* Hiermee kan ons nie sê dat die siening net deur die Bybel gevorm is nie en dat elke aspek van 'n Afrikaanse siening

volmaak en Bybels is nie. Nietemin kan ons die leidende invloed van die Bybel aandui.

(a) *Die slawe*

Gedurende die periode 1652—1834 waarin die Afrikaanse volk gebore is, het ons stamvaders as Bybelgelowiges met slawe uit lande van buite Suid-Afrika te doen gehad wat as hulle eiendom by hulle gewoon het. Die Bybelse invloed spreek uit die beginsel van voogdyskap waarmee hulle hierdie slawe in pleegsorg as hulle verantwoordelikheid voor God bejeën het en die menswaardige en mensliewende behandeling wat slawe oor die algemeen in S.A. ontvang het. Die beginsel van voogdyskap raak waarskynlik eerder die verhouding van individu teenoor individu, as dié van volk teenoor volk. Die idee van volkerevoogdyskap het m.i. ontstaan toe die Europese Christelike Ryke (Corpus Christianum) verskillende volke onder een Empire betrek het.

(b) *Die vreemdelinge*

Ons stamvaders het ook in ons geskiedenis mense van ander nasionaliteite ontmoet — byvoorbeeld Joodse smouse, gedroste Europese matrose en in die 19e eeu baie fortuinsoekers. Hulle het die „vreemdelinge" of „uitlanders" as individue menswaardig en beleefd behandel — maar tog 'n sekere afsydigheid volgehou, selfs teenoor die Engelse. Hulle het huwelike van hulle kinders met ander nasionaliteite sterk selektief toegelaat en vanaf die 19e eeu in die binneland liefs ontmoedig.

(c) *Die inboorlinge van Afrika*

Die derde groep van mense en volke wat hulle ontmoet het, was eers die Hottentotte, daarna die Boesmans en teen 1800 die eerste Bantoestam, die Xosas, ten ooste van Port Elizabeth. Daarna, veral met die Groot Trek, het hulle verskillende afsonderlike Bantoevolke, wat onderling verskil het in voorkoms, gedrag, taal, gewoonte en karakter, leer ken. Hulle het gedurende die eerste eeue nooit van 'n blanke teenoor nie-blanke, van 'n rasseonderskeiding, uitgegaan nie. Hulle het van 'n volkere-onderskeiding uitgegaan en onderskeidend gepraat van Hottentotte, Boesmans, Kaffers (Xosas) en onder die Bantoes die verskillende volke onderskei deur hulle gewoonlik te noem na die naam van die kapteins: „Mosjes se volk", Dingaan se volk" — of na die volkstam: Zoeloes, Matabele, ens. (Die onderskeiding van Europeaan en non-Europeaan of blank en nie-blank, d.w.s. die rassebegrip is later onder Engelse invloed, in die Unie van Suid-Afrika, ingeburger).

Die Afrikaner het in sy geskiedenis aan die volke hulle woongebiede gegun. Daar was 'n „oosgrens" in die Kaapkolonie. Piet Retief het by wyse van kontrak 'n woongebied by Dingaan probeer koop. Potgieter het grond van Makwana geruil. Vriendskaplike naasbestaan van nasies, elk op sy eie grond, was die oogmerk en

strewe van die Afrikaanse leiers en volk. In Transvaal is die Tswana, Pêdi, Venda, Sjangaans, Swazis, en andere elk in hulle eie gebiede laat woon onder hulle afsonderlike opperhoofde. Onderhandelings is gevoer tussen die Boere-owerhede met hierdie opperhoofde. Die Engelse imperialisme wat gebiede ingelyf het by die een Ryk, onder een heerskappy van die een Britse kroon, was aan die Afrikaner vreemd. Binne hierdie een Ryk het die teenstelling blank—nie-blank (ras) die volkere-skeiding vervang. Toe het dit „wit" en „swart" onderdane van een staat geword.

Die Afrikaner se beleid dra duidelik die kenmerk van eiesoortige ontwikkeling van naasmekaar wonende volke — selfs eintlik: 'n afsonderlike ontwikkeling so lank dit vreedsaam geskied. Die Groot Trek was die eerste daad van doelbewuste nasieskap — en dit was 'n daad vir eiesoortige en afsonderlike ontwikkeling en voortbestaan van die Afrikaanse volk teenoor die Britse (let wel: 'n blanke) Ryk.

Hoewel die Nederlandse Oos-Indiese Kompanjie, die latere Britse owerheid en die filantrope, integrasie aanvaar of bepleit het, het die Afrikaner se volkse (nasionale) benadering hom vanself ook van bloedvermenging t.o.v. rasse afgekeer. Die drywende motief was egter primêr nie behoud van ras nie, maar van volk. Hierdie beskouing is uit die Bybel gevoed.

(d) *Die Bybel die bepalende faktor*

Die Afrikaanse pionier was tot diep in die 19e eeu heeltemal geisoleer, afgesonder van invloede uit skole, universiteite, koerante, boeke, selfs van toeriste-verkeer of toesprake van kultuur- of politieke leiers. Die meeste het hoogstens een maal per jaar met 'n predikant te doen gekry. Hulle enigste bron vir informasie waarmee elke nuwe situasie tegemoet getree moes word, was die Woord van God, die Nederlandse Statebybel met sy verklarende aantekeninge langs die kantlyn gewees. Hulle het dit *die boek* genoem: hulle skoolboek, leerboek, leesboek, lewensboek, wat hulle van voor na agter gelees, herlees en met mekaar bespreek het. Hierdie *boek* het hulle lewensbeskouing persoonlik, kerklik, maatskaplik, polities bepaal. Daarom het die Bybel ook hulle siening van die volkereverhouding, wat ongelukkig in die 20e eeu 'n rasseverhouding geword het, so bepaal dat selfs die verafgeleë Kaapse regering of hulle hooggeëerde Kaapse kerk, hulle beskouing nie kon verander nie.

*Die bepalende invloed van die Bybel op ons tradisie blyk uit die volgende stellinge.*

*Stelling 3: Die Bybelgelowige gaan uit van die begrip „mense".*

Die Bybel weet nie van 'n ewolusie van die mens uit die dier nie, van laere en hoëre trappe, van 'n oermens wat ontwikkel tot 'n supermens nie. Gen. 1 en 2 leer dat God *mense* geskape het na sy beeld en gelykenis. Wie hierdie trekke vertoon is 'n mens en mag nie soos 'n dier behandel word nie. Die gebod van God „Jy moet jou naaste liefhê" (Matth. 22 : 37—39) geld daarom vir alle mense,

selfs ten opsigte van jou vyande (Rom. 12 : 20). Die gelykenis van die barmhartige Samaritaan (Luk. 10) toon dat elke gelowige volgens gegewe situasies die naaste moet wees van enigiemand wat sy hulp nodig het, al is hy ook van 'n ander ras of volk.

Die ware liefde eis egter ook *regverdigheid* teenoor ander mense, van watter ras of volk hulle ook mag wees. Liefde sonder regverdigheid is sentimenteel (filantrope) en regverdigheid sonder liefde kan hard, wreed en koud wees. Doen dus aan 'n ander soos jy aan jouself gedoen wil hê.

Die regverdigheid moet rekening hou met die ongelykheid onder mense: kinders is anders as volwassenes, hooggeplaastes anders as eenvoudiges, intelligentes anders as dommes, rykes anders as armes, mans anders as vrouens. Voor God is egter alle mense as sondaars gelyk. Elke mens moet dus met liefde en reg behandel word volgens sy posisie. Daarom sal die behandeling in reg en liefde vir die kind tog anders wees as dieselfde behandeling vir die bediende in die huis.

Die ou mense het dikwels na 'n nie-blanke as „skepsel" verwys. Hoewel die woord aan ongelykheid en andersheid uitdrukking gee, hoor ons daarin die erkenning dat die mens van God kom. Hoewel daar in die geskiedenis genoeg aanleiding was om regverdige straf vir wreedhede, aanvalle en rowery op barbaarse volkstamme toe te pas, is daar nooit soos teenoor ander soortgelyke stamme in Amerika of Australië, 'n beleid van uitroeiing gevolg of aan individue buite die gereg om vrye teuels gegee soos by die uitroeiing van roofdiere nie. Daar is inteendeel regverdig, selfs met oorlog, gestraf net totdat die kaptein ordelike samelewing beloof het. Daar is voorbeelde genoeg van hoe die Afrikaner aan nie-blanke individue en volke hulp gegee het in hulle nood; hoe die boer sy „werkvolk" en hulle mense versorg, beskerm, gevoed, gehelp, gedokter het, sonder dat hy die enkeling van die gemeenskap losgemaak het. Hierdie Afrikaanse optrede moet toegeskrywe word aan die besef uit die Bybel dat dit hier om *mense* gaan vir wie God ook hulle blanke naaste verantwoordelik hou.

*Stelling 4: Die Bybel bring die besef van die eenheid van die mensdom en die verskeidenheid van die nasies.*

(a) *Die eenheid van die mensdom* rus op die feit dat almal Adam (Gen. 1 : 26 v.) en Noag (Gen. 9 : 19 b) as vader het en alle mense dus uit een bloed stam (Hand. 17 : 26). Bloed verdeel ons dus nie, maar bind mense in families, volke en mensdom saam. So leer die N.T. dat Jesus Christus met die mensheid één is, die seun van Adam (Luk. 3 : 38, 1 Kor. 15 : 22, Rom. 5 : 17). Die mensheid is ook één in die sondeval en sonde voor God (Rom. 3 : 9 v.) en het behoefte aan die verlossing in Christus (Joh. 3 : 17).

(b) *Binne die eenheid is daar egter ook 'n verskeidenheid.* Eenheid beteken in die Bybel nie soos by die Liberalisme enerse gelykheid of soos by die Kommunisme enerse arbeiders nie. Eenheid is nie enersheid nie. Trouens die hoogste eenheid rus juis op verskeidenhede (vgl. Ef. 5 : 22—33).

In Gen. 10 : 5 lees ons dat die één nageslag van Noag geword het *„nasies, in hulle lande, elkeen na sy eie taal, volgens hulle geslagte, in hulle nasies"*. Die verskeidenheid in die eenheid van God se skepping kom ook na vore by die plante en diere wat God „volgens hulle soorte" gemaak het. Hy het een familie (plante of diere) gemaak maar tegelykertyd ook karakteristieke eienskappe op die natuur afgedruk sodat alle plante en alle diere nie eners is nie. Die natuur as werke van die Skepper, openbaar die plan van die Skepper soos 'n skildery die kunstenaar openbaar (Rom. 1 : 20). So het die Boer geweet as jy 'n karperd met 'n ryperd kruis, kry jy waarskynlik 'n perd wat nie juis kan draf of waffers ry nie. Jy moet jou saad suiwer hou om 'n goeie oes te maak. Die Bybel het self ook die beginsel neergelê dat soort by soort geplaas moet word (Lev. 19 : 19, Deut. 22 : 9—11). Mense wat uit die Bybel en die natuur geleef het, en dan mense uit verskillende nasies ontmoet het wat van mekaar in gelaatskleur, voorkoms, karakter, liggaamsbou, taal en kultuur verskil, het die eenheid met hulle as mense gevoel, maar ook besef dat die mense in hulle volksverbande hulle karakteristieke eienskappe bewaar. Die Boer van weleer het van sy werksmense as „die volk" gepraat — d.w.s. hulle eiesoortige gemeenskap en identiteit intuïtief erken.

In die verband van volkereverhoudinge bevat Hand. 17 : 26 'n baie duidelike uitspraak: *„En hy het uit een bloed al die nasies van die mensdom gemaak om oor die hele aarde te woon, terwyl Hy vooraf bepaalde tye en die grense van hulle woonplek vasgestel het"*. Die *eenheid* van mense volg uit die „een bloed" en slegs die sonde kan gemeenskap so verbreek dat mens teenoor mens, volk teenoor volk, ras teenoor ras, radikaal afsonderlik of in haat teenoor mekaar apart lewe. Nee, die *verskeidenheid* word van God gegee sodat die mensheid veelvormig ontplooi in verskillende nasies en tale tot verheerliking van God. Verder is die geskiedenis, die kom en gaan van die verskillende nasies, in God se hand. Die mens mag nie voorsienigheid probeer speel om met 'n dogma van grensuitwissing (soos die toring van Babel, die Babelryk van Nebukadneser of die Babel in Openbaring van die Antichris) volkere en rassevermenging af te dwing nie. Hoewel rassevermenging as sodanig nie sonde is nie, kan opsetlike vermenging op kulturele en godsdienstige gronde wel sonde wees wanneer dit die kultureel-waardevolle afbreek en die ware godsdiens aan die ware God vervals. Laastens is dit uit Hand. 17 : 26 duidelik dat elke nasie ook 'n land, 'n gebied, van God ontvang. Hoewel dit ook nie absoluut en staties bly nie, maar volksverhuisings en die wording van nuwe volke plaasvind, is die normale dat elke volk geografies binne sy eie grense woon. Die sondige verdeeldhede en haatlike wrywinge tussen mense en verskillende volke val eers by die voleinding weg in die harmonie van die nuwe aarde (Jes. 2 : 4, Openb. 22 : 2).

Hierdie mense-eenheid onder die volkereverskeidenheid op aarde en die volkereverskeidenheid binne die mense-eenheid is moontlik die opvallendste kenmerk van ons Afrikaanse volkerebeskouing. Die

uitgangspunt van etniese „tuislande” is in ooreenstemming met die Bybel.

*Stelling 5: Die sondige mens en mensheid opponeer die voorsienige plan van God met die valse eenheid van Babel.*

God se opdrag aan Adam (Gen. 1 : 28) en Noag (Gen. 9 : 1) was om die aarde tot eer van die HERE te vul. Die toringbou van Babel spreek van direkte verset van die mense: *„Kom, laat ons vir ons 'n stad bou en 'n toring waarvan die spits tot aan die hemel reik, en laat ons vir ons 'n naam maak, sodat ons nie oor die hele aarde verstrooi raak nie”* (Gen. 11 : 4). Die idee van stad-bou om nie die aarde te vul nie, spreek van vereniging, 'n massa-eenheid, saamgebind deur die kultuurtaak om 'n stad en toring te bou. Die grootsheid van die mensewerk om tot in die hemel te reik spreek van die selfgenoegsaamheid van die verenigde mensdom, sy onafhanklikheid van God. Die naam maak toon die dors na blywende roem en eer waarin die mensdom die verganklikheid wil ontvlug.

Hier het ons 'n tipiese beweging van die sondige mensheid van alle eeue. Die eenheid van die massa, die mag van die meerderheid, die internasionale saamgetrokke menslike magspoging, gee 'n gevoel van veiligheid en onvernietigbare krag. So los die massa die enkeling op en die enkeling kan homself met die massa vereenselwig. Daar kan hy dan sy persoonlike verantwoordelikheid aan God en die mense agter die massa ontduik en vergeet dat hy as mens op 'n bepaalde dag, uit bepaalde ouers, in 'n bepaalde familie en volk, gebore is. Vir die internasionale sosialisme en massa-mensdom is die wêreldmening 'n goddelike wil en wet. Hulle sê daarom vandag „God-is-dood”. Die krag waarop hulle vertrou monster hulle in massa-betogings, massa-propaganda, om alle mense met die één gedagte van 'n massa-stad te besiel. Vir hierdie Babel is die afskuwelikste en angstigste gedagte die idee om op jouself alleen met God teenoor die wêreld te staan.

Die Bybel toon dat die Babelgedagte van die toringbou, oor die Babelryk imperialisme van Nebukadnesar heen (Dan. 4 : 30), in die geskiedenis deurloop na die één massaryk van die Antichris, met sy een groot wêreldbeskouing (Openb. 13 : 14 v.), een politieke organisasie (Openb. 13 : 5 v.) en een ekonomiese eenheid waarbuite geboikot word (Openb. 13 : 17). Die Babelgedagte staan dus radikaal teenoor die verskeidenheid van individue en nasies en beklemtoon die eenheid ten koste van verskeidenheid.

Hierdie kleurlose internasionalisme staan in die Bybel veroordeel deur die ingrypinge van God: die spraakverwarring (Gen. 11 : 7), die kranksinnigheid en val van Babilon (Dan. 4 : 31 v., 5 : 23) en die eindoordeel van Christus oor die goddelose wêreldstad van die Antichris (Openb. 18 : 10, 19 : 19—21). Dit veroordeel ook die selfverheerlikende rassechauvinisme van Hitler se Nazisme, enige idee van 'n Herrenvolk op grond van sy bloed en ras of enige verwaande nasionalisme soos by Israel (Luk. 3 : 8). Dit is opmerklik dat al hierdie beweginge wat hulle uitgangspunt geneem het om iets wat aan

die mens inherent is te verheerlik, uitgeloop het op die magsdors van selfverheerlikende imperialisme. Die strewe is ook eie aan die ekonomiese imperialisme van Amerika, arbeider-imperialisme van die Kommunisme, pan-Afrikanisme, ens. Die Babelse eenheidstrewe het deur die eeue gelei tot wrywing en oorloë met die verskeidenheid van nasies en die groot empires is telkens deur opkomende nasionalismes vernietig.

Die plan van God met nasies met hulle eie tale loop egter deur van Genesis tot Openbaringe (Gen. 10 : 5, Deut. 32 : 8, Jes. 2 : 2—4, Hand. 17 : 26, Matth. 28 : 19 „doop al die nasies in die Naam", Openb. 7 : 9; 11 : 15; 15 : 4; 21 : 24, 26 ens.). Op grond van die Bybel moet ons 'n oog hê vir die afsonderlike en eiesoortige bestaan van ander nasies naas ons eie volk.

Tereg het Helmuth Frey, 'n na-oorlogse prediker uit Estland, opgemerk: „Die internasionalisme vergeet dat die oordeel van nasionale grense by die toringbou van Babel God se werk was wat geen mensehand kan of mag ophef nie. So 'n mens neem God in die skepping en geskiedenis nie ernstig op nie . . . Die feit dat nasies verdeeld is, is nie op sigself skuld nie. Die skuld lê agter die verdeeldheid . . ." (in daardie ideologie wat grense dogmaties wil uitwis).

*Stelling 6: God antwoord direk op die Babelse eenheidstrewe met 'n roeping tot afsondering en skeiding*

Onmiddellik op die toringbou van Babel (Gen. 11) volg die roeping van Abraham (Gen. 12 : 1—3) om hom af te skei en af te sonder, met die belofte van 'n nuwe eenheid ('n nasie maak) waarbinne die hele mensheid in hulle geslagte (volke) geseën sal word. Dit is die belofte van die Christus ter wille van wie Israel geskep word en in wie die nasies geestelik in hulle gelowiges, uitverkorenes, een sal wees en gered word (Openb. 7 : 9). Die O.T. (bv. Amos 9 : 7) en die N.T. (Rom. 2 : 29; 3 : 1) leer dat die HERE Israel nie aansien omdat hulle 'n nasionale volk is nie, maar omdat hulle nasie in Christus (deur die geloof) is. God regeer ook die ander nasies (bv. Jes. 19 : 20, Jer. 27 : 6, 43 : 10). Hierin staan selfverheerlikende nasionalisme wat nie diensbaar is aan die koninkryk van God nie, duidelik veroordeel. 'n Blote op homselfgerigte nasionalisme, slegs met 'n oog vir volkereverskeidenheid, is net so verwerplik as 'n Babelse kleurlose internasionalisme wat slegs die eenheid raaksien. Die verpligte afsondering van individue en volke in die Bybel word deur die ware godsdiens bepaal (bv. Gen, 12 : 1—3, Ex. 12 : 31, Joh. 15 : 19, 2 Kor. 6 : 14, Openb. 18 : 4) en nie deur blote nasionalisme alleen nie. Gelowiges word egter ook nie gedenasionaliseer nie.

Dit word in die volgende twee stellinge nader toegelig.

*Stelling 7: Die Bybel lê nadruk op die huwelik en afstamming (wat die wieg van 'n eie nasie is).*

Gen. 2 : 18 sê dat die Here vir die man gegee het wat by hom pas. Hierdie bymekaar pas en aanpas is belangrik en 'n probleem

vir enige huwelik omdat individuele mense reeds verskil. Hoeveel ernstiger moet „aanpas" nie in ag geneem word wanneer daar by die huwelik nog verdere verskille in ras, volksverband, kulturele agtergrond, sosiale milieu en veral godsdiens, betrek word nie. Hoewel ons nooit kan sê dat die Here 'n huwelik tussen mense van verskillende rasse belet soos die tussen 'n gelowige en ongelowige (2 Kor. 6 : 14) nie en voorbeelde van gemengde huwelike voorkom (Josef met 'n Egiptiese, Moses met 'n Midianitiese en 'n Kussitiese) steek daar tog Bybelse en natuurlike wysheid in 'n woord van Totius dat die huwelik van eerw. Van der Kemp met 'n swart slavin „was dan ook onpaslik, om nie te sê onnatuurlik nie. Ons bring dan ook 'n eresaluut aan ons stamouers wat hierdie soort dinge as 'n gruwel vermy het".

Die Bybel verbied nergens 'n huwelik tussen 'n blanke en nieblanke nie. Trouens die Bybel ken wel die onderskeiding van nasies en volkere, die drie seuns van Noag (rasse?), maar onderskei nergens tussen „wit" en „swart" nie. Nogtans is dit net so waar dat die Bybel ook nergens soos die teenswoordige Liberalisme en Sosialisme sosiale en bloedvermenging tussen rasse eis en verplig nie.

In die O.T. en N.T. was die huwelik by uitstek 'n familie- en sosiale aangeleentheid op burgerlike terrein waarin die wil van die ouerlike gesag ver bo dié van individue wat wou trou, uitgegaan het. Afgesien van die stilswye van die Bybel oor gemengde huwelike is daar nog vandag maatskaplike, politieke, volkekundige en ander oorweginge wat die burgerlike gesag vandag (soos die ouers vroeër) uitoefen om die belange van die gemeenskap aan voornemende huwelikspare bekend te maak. Die belange kan in verskillende volke verskillend wees. Die Liberalisme het egter die Europese openbare mening so beïnvloed dat hulle vandag meen die huwelik berus volkome op die wil van die individu.

In die opdrag „wees vrugbaar" (Gen. 1 : 28) het die HERE ook aan die mens die gawes van geslagsdrif, liefdeslewe, huwelik, geboorte en so bande van familie, kerk en volk gegee. Die Bybel verafsku die sonde wanneer die enkeling die gawes bandeloos voor- of na die huwelik misbruik vir blote sinsgenot en selfverwesenliking, sonder om die verantwoordelikheid in die twee-eenheid van die huwelik te aanvaar. Ons volksverlede is gebou op hierdie besondere hoogskatting van die huwelik volgens die wil van God.

Tegelykertyd het die baie geslagsregisters in die O.T. en die feit dat die N.T. begin met die geslagsregister van Jesus Christus, by ons mense 'n besondere besef ten opsigte van die waardevolle in afstamming, familieverband en volksverband gekweek. Die volksgebruik om kinders familiename te gee is hiervan 'n mooi voorbeeld. Die Bybel hou ons Heiland aan ons voor as iemand met 'n identiteit: 'n huis (Josef en Maria), 'n familie en 'n geslag (van Dawid), 'n stam (Juda), 'n volk (Israel) en 'n ras (Sem). Hy het in hierdie identiteit as Verlosser van die hele mensheid gekom. Sy besondere identiteit het sy algemene (universele) mensheidsbetekenis nie verhinder of gestrem nie. In een van die enkele kere wat die Bybel sê

dat Jesus geween het, het hy geween oor sy nasie, oor Jerusalem (Luk. 19 : 41, vgl. Matth. 23 : 37 v.). Hierdie band is deur afstamming bepaal.

Onder ons voorgeslagte het familie- en afstamming swaar geweeg. Elke vreemdeling of aanstaande by 'n huweliksaansoek is noukeurig oor sy familie uitgevra. In die familiebande was karaktereienskappe en waardes opgesluit wat hooggeag is. Daaronder het sake soos rassuiwerheid, Afrikanerskap, selfs moontlik stoflike welvaart, seker 'n woord meegespreek. Die belangrikste waarde was egter karakter en die vraag of die mens 'n gelowige in Christus was. Hoe vreemder die familie-, nasionale of sosiale agtergrond was, hoe sterker was die weerstand teen 'n huwelik en indien iemand 'n ongelowige was, was die huwelik buite die kwessie (2 Kor. 6 : 14).

Hierdie nadruk op afstamming en selektiewe huweliksluiting, wat ons volkswording en rassesuiwerheid bepaal het, het niks te doen gehad met 'n rasse-ideologie of nasionale meerderwaardigheidsgevoel teenoor Engelse, Grieke, Jode of nie-blanke stamme nie. Inteendeel, die Afrikaner het dikwels sy agterstand in geleerdheid, finansies, algemene of tegniese kennis, terdeë besef en hom eerder minderwaardig gevoel. Nogtans het hy geglo dat God vir hom en sy volk geroep het om hulle andersoortige en eiesoortige geestelike erfenis te bewaar en uit te bou in Suid-Afrika.

Openb. 21 : 24, 26 teken die konings en die nasies wat hulle heerlikheid en eer in die nuwe Jerusalem aan God bring. Hierdie heerlikheid en eer van die konings en nasies is hulle kultuurgoed, elkeen se eie besondere kultuurgoedere. Ek kan maar net verwys na die Gelofte van 1838 of die laaste verse van die Stem van Suid-Afrika om te bewys dat die rasegte, gelowige Afrikaner sy kultuurtaak en besondere Afrikaanse kultuurgoedere gesien het as dinge om nie homself nie, maar God mee te verheerlik. Daarom wou hy en wil hy dit vandag nog nie deur rasse- of deur volksvermenging in 'n Bantoekultuur of 'n Engelse kultuur verlore laat gaan nie.

*Stelling 8: Die eenheid en volkereverskeidenheid in die liggaam van Christus, sy gemeente*

Uit vorige stellings volg reeds dat dit in die Bybel gaan oor die groot teenstelling van geloof en ongeloof, kerk en wêreld. Verder lê die Bybel nadruk op die groot eenheid in die gemeente, die liggaam van Jesus Christus, die heilige algemene Christelike kerk. Dit is een liggaam, een Gees, een Here, een doop, een God en Vader (Ef. 4 : 4—6). Die nuwe eenheid in Christus (Rom. 3 en 4; 10 en 11; Ef. 2 : 14) word sterk gestel in Gal. 3 : 28 en Kol. 3 : 11: *„Daar is nie meer Jood of Griek nie, daar is nie meer slaaf of vryman nie, daar is nie meer man en vrou nie; want julle is almal een in Christus Jesus".* Dit bring ons by die vraag of die Wêreldraad van Kerke, die Christelike Instituut en ander Christene op grond van hierdie eenheid in Christus reg het om te beweer dat die kerk nie meer met afsonderlike volke mag reken nie, maar dat daar ook net een kerk moet wees vir gelowiges, ongeag hulle ras, volk of taal?

Aan die ander kant wil sommige Christene uit die weglating van Gam en die vloek oor Kanaän die seun van Gam in Gen. 9 : 24—27 aflei dat die nageslag van Gam geen deel aan die Christelike kerk het nie. Hierteenoor sê die Bybel al in die O.T. dat die belofte van Christus ook vir Egiptenaars geld (Jes. 19 : 18—25, Sag. 14 : 18) en word die bekering van 'n swart man uit Etiopië in Hand. 8 beskrywe. Dit bewys alreeds dat die vloek oor Kanaän en sy knegskap niks met die inboorlingvolke van Afrika te doen het nie. Die Bybel gee niemand reg om iemand op grond van sy ras of afstamming (volk) die eenheid in Christus te ontsê nie.

Dus bly die kernvraag: Hef die eenheid van gelowiges in Christus alle natuurlike ras- en volksverskille op?

Ons herhaal nie weer wat in vorige stellinge gesê is oor die verskeidenheid van nasies wat naas die eenheid tot in die nuwe Jerusalem deurgaan nie. Die belangrikste feite is egter net weer: Die nasies kry in hulle afstammingsverbande deel aan die Christus (die seën) wat aan die nasie uit Abraham beloof word (Gen. 12 : 1—3). Jesus Christus gee die doopbevel in Matth. 28 : 19 dat nasies (en nie blote individue nie) in die Naam gedoop moet word. In Hand. 1 : 8 beveel Hy dat die sending van land na land, van volk na volk, uitgedra moet word. So kom daar in elke land en onder elke volk 'n eie afsonderlike Christelike deel van die volk teenoor die heidense of ongelowige volksdeel tot stand. Die skeiding loop selfs deur tot in die huislike (Matth. 10 : 37; 12 : 50; Luk. 11 : 27, 28). God red in Jesus Christus nie net die individuele mense (siele) nie, maar die geslagte en nasies word in hulle gelowiges gered (Luk. 22 : 24, Rom. 9 tot 11, Openb. 21 : 24, 26). Die ongelowige individue en die ongelowige volksdeel gaan verlore.

Die geslag en nasie is dus nie doel op homself nie, maar wel deeglik instrument en diensbaar aan die koninkryk van God. Dit is glashelder wanneer die verskillende nasies in die pinksterwonder elkeen die apostels in hulle „eie taal oor die groot dade van God" hoor praat (Hand. 2 : 11). Hierdie afsonderlikheid en eiesoortigheid van 'n „eie taal" staan lynreg teenoor die Babelse eenheid. Dit weerspreek ook die hedendaagse gedagtes in Suid-Afrika van *een blanke volk* met *twee tale*. Die eenheid in die Gees op pinksterdag het nie die verskeidenheid van die volke vernietig nie. Die wonder van die *eenheid in die Gees* tussen verskillende volke kan vandag nog net voltrek word wanneer dieselfde Woord van God in verskillende tale, aan elke nasie in sy eie taal, verkondig word. (Vgl. Rom. 1 : 16, 10 : 14). Die Afrikaanse volk is nie 'n groep van 'n *blanke volk* nie, maar 'n nasie met sy eie taal. Die identiteit van 'n volk bestaan nie net in die kleur van sy vel nie. Paulus noem gelowiges dan ook na hulle nasieskap „Korinthiërs", „Macedoniërs", Romeine", „Jode", „Grieke" en toon juis dat die eenheid in die Gees ook stoflike hulp van Griekse gemeentes na 'n Joodse moet laat gaan (Rom. 15 : 26 v.; 2 Kor. 9 : 2 v.). Waar Jode saam met Grieke in één gemeente verenig het, moet ons dit sien teen die agtergrond van die bestaande wêreldryk met sy wêreldtaal (Griekssprekendes, Hand. 6 : 1). God

roep juis mense in hulle bestaande natuurlike lewensorde (1 Kor. 7 : 17—24) en die Skrif verwerp die idee dat gelowiges uit ander nasies ter wille van die evangelie by die Joodse nasie moet aansluit (Hand. 15 : 25).

Die uitsprake oor die opheffing van die onderskeid tussen Jood en Griek, man en vrou, handel oor die feit dat God sonder om onderskeid te maak gelowiges aanneem en opneem in die liggaam van Christus. Dit beteken hoegenaamd nie dat ras- of volksverskille deur die geloof uitgewis word nie, net so min as wat die verskil tussen man en vrou verdwyn wanneer hulle gelowig word.

Die Heilige Skrif gebruik die woord „gemeente" (kerk) slegs met twee betekenisse. Dit is die heilige algemene Christelike kerk, die gelowiges oor die hele wêreld van alle tye (Ef. 1 : 10 e.a.) of dit is die gemeente op 'n bepaalde plek in 'n bepaalde tyd (1 Kor. 1 : 2 e.a.). Van meer as een gemeente word nooit in die enkelvoud as 'n „kerk" gepraat nie, maar altyd in die meervoud. Hierdie meervoud van plaaslike gemeentes op verskillende plekke onder verskillende volke hef die eenheid in die gemeente, die liggaam van Christus, nie op nie.

Die eenheid tussen verskillende gemeentes kom nie in gesamenlike eredienste of nagmaalvierings (sakrament van die plaaslike gemeente) of in menslike organisasies uit nie. Die eenheid in die Gees kom in die eenheid van hulle belydenis (in Christus) uit en in die verband waarin hulle as gemeentes tot mekaar staan.

So is daar onder gemeentes net soos onder die volkere 'n eenheid in Christus en 'n verskeidenheid van gemeentes volgens tyd, plek, taal, volk. Die eenheid vernietig nie die verskeidenheid nie en die verskeidenheid hef die eenheid nie op nie (behalwe deur sondige dwalinge en afval). Die eenheid en die verskeidenheid verheerlik God.

Daar is dus ook nie 'n staatskerk of volkskerk nie, want die kerk staan nie in diens van die staat of nasie nie, maar die staat en nasie moet in diens wees van God om Hom te verheerlik. Nietemin deel die gelowiges binne hulle nasionale identiteit aan die koninkryk van God. Ons het as Afrikaners in ons Afrikaanse taal deel aan die koninkryk — en wat vir ons waar is, moet ook waar wees vir elke volk, blank of nie-blank, in Suid-Afrika.

*Stelling 9: Dit is beter om van 'n volkere- as van 'n rasseverhouding in Suid-Afrika te praat.*

Ras is maar een van die karakteristieke kenmerke van 'n volk — terwyl 'n volk deur die totaliteit van sy godsdienstige en kultuurwaardes bepaal word. Die begrip „blanke volk" is dus armer as „Afrikaner volk". Dit is ook logies en moreel onverantwoord om van verskillende etniese volke te praat en te ontken dat daar net een „nie-blanke"-volk in Suid-Afrika is — maar tog aan die ander kant van een „blanke"-volk te praat. Ons begrippe moet etnies en nie rassisties verantwoord word nie. Die huidige politiekery met „blank" versus „nie-blank" verwar en doen baie skade.

*Stelling 10: Die Bybel is 'n wonderlike gawe van die Here.*

Ons Afrikaanse tradisie en volkeresiening is grootliks onder invloed van die Bybel gebou. In die Wêreldhof van Den Haag kon Suid-Afrika wetenskaplikes oor die wêreld daag om volkekundig, sosiologies, missiologies, ens. te bevestig dat ons tradisie vandag bevestig word deur bevindinge van moderne wetenskappe. Hierdie „moderne wetenskap" het ons voorgeslagte al uit die Bybel gehad! Watter wonderlike gawe het die Here aan ons in sy Woord gegee!

B. Spoelstra.

*(Referaat gelewer tydens die SABRA-Jeugkongres te Vryburg op 31 Maart 1970. Gepubliseer met toestemming van die Direkteur.)*